457

# O Hemelvader, uit u hand

O He - mel - va - der, uit u hand

al - leen kom wa - re se - ën!

U het op - nuut ons dor - re land

1 1b 2 3

X Lied :

1(b)



deur - drenk met mil - de re - ën!



Ná uit - koms roep u kleu - re - boog



'n ju - bel uit ons hart om - hoog:



Ons leef uit u voor - sie - ning!

2

Aan U die lof en dank en eer,
Verhoorder van gebede!
Hoe diep bewus maak U ons weer
van u goedgunstighede;
dié wat hul saad met trane saai,
sal, na u Woord, met vreugde maai,
en juig in u voorsiening.

3

Waar, in 'n groot verskeidenheid,
ons land sy opbrengs lewer,
wy ons in diep erkentlikheid
ons gawes aan die Gewer!
Gebieder van die wind en weer,
laat elkeen, soos u Woord ons leer,
U loof vir u voorsiening.